NEDERDUITSCH HERVORMDE KERK VAN AFRIKA

GEMEENTE

# ZESFONTEIN




# AAN GOD DIE EER



## Gedenkalbum

# Gemeente Zesfontein

# Tot 15 Mei 1976

Op 31 Oktober 1967 stig Zesfontein af van die gemeente Benoni asook twee wyke van Bronkhorstspruit en een wyk van Springs. Alhoewel die gemeente se grense oor 'n groot oppervlakte strek, was die ledetal maar klein. Bykans die hele gemeente bestaan dan ook uit plotte. Toe die kerkraad op sy eerste vergadering alreeds oorgegaan het tot die beroep van 'n predikant, is dit met geloof gedoen aangesien die finansiële vermöe van die gemeente nog nie bekend was nie. 'n Bou-kommissie is ook dadelik benoem en daar is begin met die bou van 'n pastorie op een van die hoewes wat ons van Benoni as bruidskat ontvang het. Groot was die vreugde van die gemeente toe die kerkraad se eerste beroep geslaag het en Ds. A. J. Zwarts as Zesfontein se eerste predikant gedurende Januarie 1968 bevestig is. 'n Huis moes toe in Rynfield gehuur word as pastorie totdat ons eie betrek kon word.

  

Die pastorie was skaars voltooi toe begin die bou-kommissie onder leiding van Ds. Zwarts al planne beraam vir 'n eie kerkgebou. Alhoewel ons eredienste in die skoolsaal van die N.O.R. Hoërskool gehou het, was die behoefte groot om liewer ons eie kerkgebou te kry. Die bou-kommissie en kerkraad het egter voor baie probleme te staan gekom. Die gemeente het nog geen boufonds gehad nie, daar was trouens nog skuld op die pastorie. Die gemeente was nog steeds klein nie-teenstaande hoë verwagtings. Na baie beplanning besluit die kommissie om by die kerkraad en gemeente aan te beveel dat ons moet begin met die bou van die kerk; maar dat die gemeente self moet bou. Op hierdie stadium het ons maar 'n skrale R4800 as boufonds tot ons beskikking gehad. So is hierdie besluit ook met groot geloof aangepak.

  

'n Terugslag tref die gemeente egter wanneer Ds. Zwarts beroep word as Weermag Kapelaan, en hy die beroep aanvaar. Verskeie beroepe is deur die kerkraad uitgebring sonder sukses. Intussen het die boukommissie egter voortgegaan met die beplanning van die kerkgebou. Toe Propenent D. J. P. Stoltz in Januarie 1971 die beroep aanvaar, het sake so ver gevorder en was die geesdrif so hoog, dat daar nie meer teruggedraai kon word nie. Ds. Stoltz was eers nie baie ingenome met die idee dat die gemeente self wou bou nie. Hy was jonk en onervare en het nie eens die verskil tussen 'n spitgraaf en 'n troffel geken nie. Toe hy egter eers vlam gevat het was daar geen keer aan hom nie en moes die gemeente dit telkemale van die kansel af ontgeld indien daar nie genoeg werkers op 'n Saterdag opgedaag het nie.

  

Eindelik breek die groot dag aan — 15 Mei 1976. Ons kerk word ingewy. Oor die sweet en laat nagte wat hierdie dag voorafgegaan het, sal ons swyg want die vreugde was groot. 'n Klein gemeentetjie van 474 lidmate wy sy kerk in wat eiehandig deur hulle gebou is. Dit was dan ook gepas dat Oudl. W. J. J. van Rensburg, wat voorsitter van die bou-kommissie was, die verrigtinge om 15h00 ge-open het met skriflesing en gebed. Hierna het mnr. Pieter Smal, die argitek 'n paar woorde gespreek en daarna Oudl. J. D. V. Jonker, ons bouvoorman, wat die sleutel aan Mevr. C. M. Stoltz oorhandig het. Net voor die deure deur Mev. Stoltz oopgesluit is, het Oudl. N. E. Mostert voorgegaan in 'n dankgebed. Oudl. J. B. Rudolph, Supt. vir Kategese plaas hierna die Kansel Bybel op die kansel terwyl die gemeente sing van Ps. 146:1, 3. Ds. Stoltz lewer 'n baie treffende Wydingsrede waarna die volgende goeie wense oorgebring is:-

Ds. P.M. Smith namens die Algemene Kerkvergadering

Ds. P. J. Kruger namens die Ring van Germiston

Mnr. van Wyk namens die skole en gemeenskap

  

Om 19h00 lei ds. P. M. Smith die voorbereidingsdiens met doopbediening deur ds. G. P. J. Grobler en bevestiging van nuwe lidmate deur ds. D. J. P. Stoltz. Op Sondag 16 Mei vier die gemeente Nagmaal en die diens is gelei deur ds. A. J. Zwarts. Die verrigtinge is die aand afgesluit met 'n Dankseggingsdiens deur Prof. J. P. Oberholzer — Voorsitter van die Algemene Kerkvergadering.

  

So is die kerk dan ingewy. 'n Kerk tot eer van God. Hierdie projek was alleen moontlik met die genade van Bo en daarom moet ons Hom alleen daarvoor dank en prys. 'n Verdere genade was dat ons die Kerk kon bou vir R92 000 waarvan ons net R40 000 by die Kerkkantoor moes leen. Laat ons dus verder skouer aan die wiel sit sodat ons hierdie skuld ook so gou as moontlik kan afbetaal.

T. J. Koekemoer — Kassier
Seremoniemeester by Kerkinwyding

# Van die Voorsitter - Boukommissie

Dit is met groot dankbaarheid dat ons kan terugkyk na byna tien jaar van ons bestaan as Gemeente van Jesus Christus hier in Zesfontein.

Ons as gemeente kan met trots juig en bly wees vir dit wat in hierdie tien jaar gebeur het. Was dit nie vir die saamstaan en harde werk, wat alleenlik deur die genade van die Here aan ons geskenk is, sou ons nog nie gewees het waar ons nou staan nie.

As ons deur ons album blaai en sien hoe die bou van ons kerk gevorder het in die bestek van twee en 'n half jaar, dan kan elkeen werklik stilstaan en dink aan die groot voorreg wat ons geniet uit die hand van Hom wat nooit die werk van sy hande laat vaar nie. Stuk vir stuk het dit gevorder. 'n Predikant wie altyd beskikbaar was en sy gewig in goud werd was by die bouery, en sy gade wat maar altyd daar was met verversings. Deur die jare het ons so geheg geraak aan ons pastorie-paar, dat ek my net nie kan indink wat sal gebeur die dag as ons hul moet verloor nie.

My bede is dat ons as gemeente en pastorie-paar nog baie jare saam in die kerk wat met soveel liefde en toegewydheid gebou is, die Here sal loof en prys en dank.

**Ouderling Willie van Rensburg.**

Dis bleek, dis vaal, dis leeg behalwe vir die lang skaduwees van ou reuse bloekoms wat vandag nie meer is nie. Dis die terrein nadat Oudl. Fanie Deysel dit gelykgestoot het met 'n padskraper. Op hierdie stadium is nog niks gedoen nie, dit was ongeveer Julie 1973. In die agtergrond is die pastorie te sien.





Sooispitdag — 11 Augustus 1973. Hier oorhandig Mev. Mack Bezuidenhout die graaf aan Ds. Dirk Stoltz. Oom Willie van Rensburg en Mev. Tienie Stoltz kyk toe — asook Japie en Corrie Jacobs en hulle seun, Sarie, Lena en Jan Hesselman, Ocker van Nieuwenhuizen, Oom Louis Roets, Oom Frik Wilmans.

Ds. Dirk Stoltz spit die eerste sooi. Dit was 'n koue dag. Die grond was kliphard en elke sooi wat uitgegrawe was, was eintlik 'n oorwinning. Het iemand getel hoeveel keer die Domineetjie op die graaf gespring het om die grond te breek? Maar moenie dink dit het die klomp Zesfonteiners afgesit nie. Dit was die begin van iets groots.





# Twee stoere Kerkmense !

Wyle Oom Hans van Staden en sy vrou, wyle Tant Hannie van Staden. Hier was Oom Hans reeds 93 jaar oud en Tant Hannie 90 jaar oud. Dié foto is geneem op hulle plaas by Onbekend in die distrik van Bronkhorstspruit. Weens hul hoë ouderdom kon hulle die sooispitfunksie bywoon nie, maar hulle sooie wou hulle spit sodat hulle kon deel aan die boufondsinsameling. Ons het toe met die sooispitgraaf by hulle op die plaas gaan kuier en daar het elkeen van hul een sooi gespit in die tuin en hulle offergawe gegee.

Die belangstelling van hierdie besondere egpaar, wat toe reeds 70 jaar getroud was, was vir my persoonlik 'n stu-krag in die jare van harde arbeid wat gevolg het. Hulle was vir my die beliggaming van alles wat nodig was om die Kerkgebou op te rig: geloof, hoop, liefde, moed, deursettingsvermoë, offerbereidheid en nogmaals geloof. Die hele gees van Zesfontein gemeente het in hulle geleef. Hulle heengaan was vir ons almal 'n verlies.

Hulle het nie die voorreg gehad om die voltooide Kerkgebou te sien nie, maar was darem by die hoeksteenlegging. Dit was 'n voorreg om hulle te ken en ons dank God vir Sy genade aan hulle.

Ons huldig in hulle 'n geslag wat verbygegaan het.

Die fondamente word uitgegrawe. Die grond moes met groot moeite gebreek word. Chris van Wyk het naderhand sy klein trekkertjie gaan haal om te help. Die hele petalje is met groot belangstelling dopgehou.





Pikke en grawe was maar die beste. Daar was baie helpers — die manne was beswaarlik natgesweet dan vat iemand by jou oor. Hier pik Mossie — hulle en Oom Daan Jonker en Jopie Bosch wag om te help.

Almal moes help — selfs dogters en . . . Hier kyk Tom Mostert en sy klein Mossie of die predikant en Tinus Rudolph hulle deel doen.





'n Storm-stamper is gehuur om die grond onder in die fondamente behoorlik vas en stewig te stamp. Ds. Stoltz in aksie.

Ondertussen word die wapeningstaal vir die fondamente gesaag, gebuig en gebind, sodat die pilare wat die betondakke dra darem ordentlike voetstukke kan hê. Hier werk Aalwyn Mostert, Oom Daan Jonker, Hannes Kachelhoffer en Ds. Dirk Stoltz.





'n Lafenis! Die son het nie so warm gemaak as die werk nie! Hier rus die manne wat met die wapeningstaal kom help het, v.l.n.r. Jopie Bosch, Kobie, Tom en Mossie Mostert, Oom Daan, Chris van Wyk, Aalwyn Mostert. Die aanbieders was Hettie en Mev. Stoltz.

Betonfondamente was nodig — hier help Oom Frik Wilmans, Oom Charles Bodenstein en Calla Labuschagne.





Maar die beton moes gemeng word — hoewel ons grotendeels van vooraf gemengde beton gebruik gemaak het — en hier werk Calla en Oom Paul Labuschagne, Aalwyn Mostert, Klein Mossie. Dirkie Stoltz speel op die klippe.

Dié betonmengertjie het Oom Frik Wilmans aan ons geleen.

Die kombuisfondamente is alles met die hand gegooi. Hier stap Dirkie om te kom kyk na Lourens van Emmenis, Oom Vermaak (agter), Oom Daan, Aalwyn en Oom Paul.





Van die belangrikste dele van die hele gebou is die betonvoetstukke waarop die staalkonstruksie rus. Van hierdie drie betonblokke sien mens net die tippies van die ysberge — gemiddeld het elkeen meer as 8 kubieke meter beton in. Hulle moes baie presies gegiet word en hier was diep gate met spesiale wapeningstaal met 'n baie spesifieke vorm nodig, asook 'n gietvorm met spesifieke grade. Laasgenoemde is gemaak deur Ds. Stoltz, gehelp deur Fanie Deysel, Oom Paul Labuschagne, Calla en Oom Daan. Hier help klein Mossie vir Ds. Stoltz om die houtgietvorms te verwyder toe die beton droog was. Voor die beton gegiet was, moes die drie vorms baie presies geplaas word. Fanie Deysel het kom help nagaan, nadat Ds. Stoltz en Oom Daan tot die aand agtuur gewerk het.

Fanie hou die lang maatband se punt vas en die dominee skrik hom lam toe hy sien die hele affêre is twaalf duim uit posisie! Fanie en sy seun Jakkie het te lekker gelag, want Fanie het die maatband opsetlik 'n voet kort gevat. 'n Verleë dominee moes maar saamlag van verligting.



Hier is die stoorkamer en kantoor wat ons opgerig het solank ons gewag het vir die staalkonstruksie se oprigting. Ons het sommer die basaarpale-stellasie gebruik as raamwerk.

Die staalkonstruksie kom! Hier is die stutpaal met sy vier ankertoue en die punt van die hyskraan.





Ds. Stoltz sit hand by om die eerste been van die driebenige staalkonstruksie in posisie te plaas. Die eerste been is in posisie gehou deur die stutpaal hierbo terwyl die hyskraan die ander optel na hulle posisies toe.

Hier word die derde been gebring om bo aan die ander twee vasgebout te word. Louw Oosthuizen van Brentwood Engineering het die staalkonstruksie gemaak. In 'n ongelooflike ses ure is die oprigting van hierdie drie bene voltooi.





Die eerste steen word gelê en Oom Daan draf rond om te kyk dat hy waterpas hou met al die ander vlakke op die fondamente. Oom Paul hou die maatstok vas.

Die fondasies word uitgemessel op die lang lyn onder die hoofingang van die kerk. Louis Stephens, Calla en Oom Daan messel dat dit klap, terwyl ywerige jong helpers dagha aanmaak, aanry en stene nader bring. Die helpers is Flip en Kobus Kotzé en Aalwyn Mossie.





'n Kraaines-foto! Die dominee klou so wat hy kan aan die staalkonstruksie, maar neem darem die manne af waar die fondasies by die konsistorie-deel feitlik klaar uitgemessel is.

Die manne is: Pieter Labuschagne (met die kruiwa), Calla, Klaas Nicholsen, Louis Stephens en sy seun en voor staan Aalwyn en kyk of hulle nog dagha nodig het.

Steeds fondasies! Voor messel Tom en Aalwyn kom sit hand by met Kobie Mostert regs. Agter werk Mossie, 'n jong Stephens, Louis Stephens, Ds. Dirk Stoltz (met die troffel besig) en Calla.





Die fondamente van die moederskamer. V.l.n.r. klein Louis Stephens, Tom, Oom Dirk Nicholson, Louis en Hans Stephens. 'n Klein vertrek, maar 'n groot bedrywigheid!

Weer 'n kraaines-foto — hierdie keer van Oom Marthiens Jonker besig met die kombuis se fondamente. Deurgaans is sulke stewige fondamente uitgemessel.





Die eerste pilaar van die 21 pilare wat die betonkonstruksie dra. Ons het betonpype as gietvorms gebruik. Hier werk Oom Daan, Calla, Oom Paul, Pieter, Aalwyn en klein Paul Labuschagne (regs onder).



Die pilaar in die konsistorie agter die preekstoel. ,,Bring die wapeningstaal'' roep Oom Daan daar agter. Saam met hom is klein Paul, Calla, 'n arbeider, Oom Paul, Aalwyn en Pieter.



Twee manne help vir Moses met die pilaar op die hoek agter die saal.

Winter 1974. Byna 'n jaar vanaf die sooispit. Die werk vorder stadig, want om net Saterdae te werk met die baie steenwerk, hou ons op. Oplaas besluit ons om 'n messelaar te huur. Oom Marthieus Jonker begin en dit vorder fluks. Baie van die netjiese steenwerk is deur hom gedoen. Hier sien ons die steenwerk 'n derde van sy hoogte.



'n Kraaines-foto van die verhoog en kleedkamer, sonder dak. Regs agter is 'n klomp aalwyne wat deur die Jeugvereninging onder leiding van Aalwyn (van daardie naam) Mostert gehaal is vir die tuine. Hulle het honderde myle gery vir die aalwyne en veldplante vir die kerk.



Van kraaines-hoogte af kyk ons na die kantoor, kluis en toilet wat nog sonder 'n dak is.





'n Dankbare Oom Marthiens ontvang een van honderde, dalk duisende, koppies tee wat deur Mev. Stoltz gemaak en vir die bouers aangedra is. Hier was hy besig met die kombuismure.



Die kombuiskompleks se mure van 'n ent bokant die moederskamer af gesien.



Die laaste van die messelwerk! 'n Mylpaal wat eers bereik kan word nadat die dak feitlik klaar was. Oom Daan, op die foto besig, sy broer Oom Marthiens en Louis Stephens was vir 98% van die siersteenwerk verantwoordelik. Ons ander moes tevrede wees om die mamparra-steenwerk te doen, want ons is nie sulke kunstenaars soos dié drie manne nie.

Groot bedrywigheid op 17 Aug. 1974. Die middag was dit hoeksteenlegging — 'n jaar en 6 dae na die sooispit. Maar die Zesfonteiners sê nie ,,kom ons rus of slaap laat'' nie — nee dis 'n Saterdag en elke beskikbare Saterdag moet benut word. Gevolglik is daardie oggend gewerk om die betonfondasies van die kombuis-kompleks te gooi. V.l.n.r. Wyle Kobus Stoltz, sy vrou Iss, Anton Stoltz en Mev. Bettie Esterhuizen, ds. Stoltz se moeder. Aalwyn, Oom Paul, Oom Daan, Hans Stephens.





Alles is reg vir die groot oomblik. Daar was talle besoekers van ander gemeentes.

Nog 'n deel van die skare. Daar was ook predikante besoekers, onder meer het Ds. Peet Kruger, die ringsvoorsitter, groete oorgedra. In die agtergrond kom hy glimlaggend nader gestap.



Alles is reg vir die hoeksteenlegging. Ds. Stoltz skep dagha op sy troffel. Calla en Oom Daan kyk toe. Die raam van die hoofdeur en die vensterrame is reeds in posisie en vasgebou.



Oom Daan sit dagha in die hoekies — hy weet hoe om 'n troffel soos 'n kunstenaar te swaai.



Die sware hoeksteen (drie moes hom dra) word in posisie geplaas. V.l.n.r. verskyn Dirkie, wat ook kom hand bysit, Calla, ds. Stoltz, Oom Daan en Oom Willie van Rensburg.



Nou word daar eers weer gepraat. Ds. Stoltz is aan die woord om dankie te sê, asook byvoorbaat dank vir al die harde werk wat nog voorlê.



Die hoeksteen — pas gelê.




Ds. en Mev. Stoltz met die sooispitgraaf wat ook die dagha gemeng het vir die hoeksteen. By hulle is Hettie en Adrie Oosthuizen.





Oom Marthiens Jonker begin om die steierwerk op te rig vir die bekisting van die betondak bokant die saal.



Oom Dirk Mostert, Aalwyn en Oom Daan besig met die kruisversterking van die steierwerk.



Die steierwerk by die saal is klaar en hier is Oom Marthiens en Flip Labuschagne besig om die panne te lê waarop die beton gegiet is.

Die Steierwerk en bekisting by die konsistorie-vleuel klaar.





Oom Dirk Nicholson sorteer al die wapening staal wat volgens spesifikasie gesny en gebuig is, volgens lengte en posisie sodat dit maklik is om die regte lengte op die regte plek te kry. Oom Dirk het dié môre reuse werk gedoen.

Oom Willie kry 'n lang stuk staal van onder af by Aalwyn hulle. Die begin van die vlegting van ongeveer 10 ton wapeningstaal in die dak.





Oom Willie lê 'n stuk staal op sy plek neer. Later is al hierdie stukke staal gekruis met dwarsstukke net soos hierdie om 'n staalnetwerk te vorm wat die ruggraat is van die betondakke. Op die foto is ook Pieter Labuschagne, Oom Marthiens en Aalwyn Mossie.

Die wapening van die eerste drabalk amper klaar. Pieter, sy pa, Willem le Roux en klein Mossie bind die netwerk aan mekaar vas. Die hele netwerk van staal is vasgebind met tienduisende stukke binddraad. Ongeveer 'n halfton binddraad is gebruik.





Die bewapening van die drabalke vorder vinnig. Hier help Dirkie vir Oom Marthiens en sy handlangers.

20 Maart 1975. Die betonvragwa trek in posisie om die beton te stort in die pomp wat dit deur die pyp pomp tot bo op die dak. Die eerste van 37 kubieke meter beton wat in die saal se dak gegiet is.



Oom Marthiens sê wie moet waar staan en wat doen. Calla en 4 handlangers luister terwyl die eerste beton met die pyp langs kom. Die beton word met 'n boog uit die pyp gespoeg. Hier kan ook meer gesien word van die wapeningstaalnetwerk.



Tewie Vermeulen — besig om die lugborreltjies uit die beton te vibreer met 'n spesiale masjientjie wat ons by Fanie Deysel geleen het.





Op 25 April 1975 is die tweede eenheid, die konsistoriedeel se dak gegiet. Dié deel het 36 kubieke meter beton geneem. Hier is die manne van die beton bymekaar. Agter staan ons reserwekrag — 'n betonmenger wat Frik Odendaal vir byna 2 jaar lank aan ons geleen het. Ons het die laaste kubieke meter beton dié dag met hom gemeng.

Twee maande later, op 25 Junie 1975, het ons 'n dubbele eenheid van die dak gegiet. Dié dag is 70 kubieke meter beton gegiet vir die dak bokant die stoep en die kombuis. Die eerste eenheid het twee dae geneem, die tweede eenheid (so groot as die eerste) het een dag geneem en die derde en vierde saam (so groot as die eerste twee saam) op een dag. Dit was gelukkig moontlik weens die baie helpers. Hier is jong Mike Kotzé besig — agter is Aalwyn Mossie.





Dié vibreermasjien op die voorgrond was een van twee wat ons dié dag gebruik het. Calla beheer die vibreeryster, Aalwyn werk met 'n „strykplant" om die beton gelyk te kry en Oom Marthiens krap die beton gelyk met 'n graaf.

Die manne het daardie dag baie hard gewerk. Theuns Koekemoer krap die beton in een van die balke gelyk. Agter is Aalwyn en Oom Marthiens. Hier was ons halfpad met die dag se werk.





'n Kykie op die droë betondak nadat die bekisting van die balke afgehaal is. Hierdie balke dra die dak saam met die pilare. Binne-in die pilare is pype vasgegiet wat al die water wat op die dak reent afvoer na die stormwaterpype en die reuse watertenk onder die grond waaruit ons ons tuine besproei. Hierdie balke is later gepleister en waterdig gemaak. Ons het R25 000 bespaar deur die betondakke self te giet. Dit het ons R15 000 gekos en die tenderprys was R40 000.



Met die betondakke klaar, kon die staalkonstruksie voltooi word, want die laaste 3 bene rus op die betondakke. Hier kom die 3 bene op een van Excelsior Vervoerdiens se vragmotors aan en Leon Peenz is by met 'n laaigraaf om hulle af te tel. Agter die laaigraaf staan Louw Oosthuizen en Willie Botha.

Louw staan hier by waar die een staalbeen opgehys word met takels en katrolle.





Dit was 'n kuns om die laaste 3 bene bo-op die beton te kry, want hulle was net-net te lank. Ons moes hulle toe bo verby hys, skuins swaai soos op die foto hier en toe oortel en op die beton langs gly tot op hulle plekke.

Die laaste een van die 6 bene word in posisie gebring om vasgebout te word. Nou kort die dwarsbalke wat die houttimmerasie moet dra en die staalkonstruksie is voltooi.



Hier sien u die staal dwarsbalke in posisie vasgebout met die houttimmerasie van 6 duim by 1½ duim balke feitlik klaar. Frans Voster, die man wat die timmerasie en die plafon vir ons gedoen het, kan hier gesien word in die middel bo, besig om planke vas te sit.



Die dakteëls is 80% klaar en 'n gat word bo gemaak om die toring deur te trek en bo vas te sit. Louw Oosthuizen kyk noukeurig dat alles vlot verloop.





Die terrein word skoongemaak. Al die ou bloekombome moes eers uitkom. Fanie Deysel het reuse werk verrig om die aarde skoon te kry. Dit was die naaste wat ons daaraan gekom het om 'n elektriese kabel weg te gooi.



Die begin van die tuine. Die eerste aalwyn word nader gebring. Klein Breytenbach, klein Mossie en Aalwyn Mostert.



'n Groot oomblik vir die tuinuitleggers — die eerste aalwyn word geplant. Aalwyn Mostert, Klein Breytenbach en klein Mossie in aksie. Al die aalwyne wat by die kerk geplant is, was deur die N.H.J.V. uitgehaal in verskeie dele van Transvaal en Natal onder toesig van Operasie Veldblom en Natuurbewaring.

'n Tyd het gevolg waarin 'n ontsaglike hoeveelheid werk gedoen was — hoofsaaklik binnewerk en afronding. Die verfwerk het gevolg op die pleisterwerk en hier staan 'n span flukse vroue wat kom help het om te verf en skoon te maak aan al die ruite wat ook al bygekom het. V.l.n.r. Hester Smit, Tannie Doreen Wilmans, Mack Bezuidenhout, Rienie Wilmans, Griet Nicholson, Dassie Smit, Lena Hesselman, Lena van Nieuwenhuizen en Carla van Rensburg.





Die oggend van die inwyding. Fanie Deysel, sy broer Gert en Piet Ferreira het gekom en ons paaie sowel as die hele parkeerterrein skoon gemaak. Hier is Fanie met hulle padskraper besig. Oom Daan Jonker se trok het bygestaan om al die rommel weg te ry.




Uiteindelik! Na vele nagte van baie min slaap en dae van baie weinig rus is dit die groot dag, 15 Mei 1976, die dag van die inwyding. Die vorige dag het die Kerkbanke gekom. Hier sit dominee se moeder op die voorste bank en kyk hoe Mev. Stoltz en Kobus Blignaut die blomme regsit vir die inwyding. Die rangskikking is gedoen deur Tant Katie Blignaut, weggesteek agter haar seun.

# *Ons Wy Kerk In . . .*

*Bunty Holloway Grobler*



(Gedagtes na aanleiding van die inwyding van die Kerk van Zesfontein.)

Die tyd is daar . . . die uur het amper aangebreek, dié uur, waarna die gemeente sedert sy bestaan so verlangend uitsien. Die klok het gelui, om vir die eerste keer die gemeente te roep om in sy eie kerk saam te kom . . . Ek sit in die wye koelte en sien hoe hulle aankom, of reeds sit en wag, en my gedagtes gaan oor die baie maande, die twee en 'n halwe jaar van aktiewe werksaamheid wat op al die vooraf beplanning gevolg het, die werksaamheid van 'n gemeente wat self sy kerk bou.

Saam geswoeg, saam gebou, saam allerlei fondsinsamelingsprojekte aangepak, en oplaas saam opgeklaar en skoongemaak. Ek dink aan die ure vandat ons Vrydag hier aangekom het. ,,O, liewe! Gaan hulle môre al inwy?

Kyk hoe staan die stellasies nog, en die hope boumateriaal!'' Op die dak is 'n groepie manne besig by die kloktoring. In die pastorie is geen mens nie. By die masjien lê 'n deftige rok, met die moue nog eenkant, en die soom onafgewerk . . . ,,Ai tog, dis my kinders dié'' Dan maar kerktoe stap. Hier krioel dit, mans, vroue, jeug en kinders. Almal met hulle werkklere aan. Die kroonlig lê lank uitgestrek voor die preekstoel — neé, die platform van die preekstoel, waarop die dele gemonteer word. Die banke word op hulle plekke vasgesit: ,,Nou die dag bel die firma mos om te sê dat hulle nié betyds gereed sal wees nie — en dit nadat hulle soveel maande gelede al bestel is — maar gister middag net voor vyfuur het hulle gekom . . . ''

In die susterskombuis woel dit, al die nuwe breekgoed en gereedskap moet hulle plekke in die nuwe kaste kry.

'n Kombuis en opwas om te begeer.

Groot skinkborde tee en koffie word van die pastorie af aangedra — ,,Ons proppe werk nog nie'' — lafenis vir almal.

,,Kyk, Mamma, hierdie lang vensterbank het ek self geverf.''

Huistoe vir aandete; kinders 'n hoesstropie ingee en in die bed sit — die twee kleinstes moet eers so 'n bietjie vertroetel word, en net Mammie kan dit doen. Die grotetjies is doodgelukkig om een van die oupas of oumas 'n rukkie vas te hou — en te vertel en vertel, en alles te wys en te beduie, van vroeg af al — dis mos vir hulle ook ,,Ons kerk,'' en vandat hulle weet, help bou hulle mos ook daaraan. Tussen alles deur kom die rok se moue ook in. Ek vat nie aan haar masjien nie, maar bied aan om die soom in te werk. ,,Ek het gehoop mamma sou . . . ''

,,Maar julle moet almal vanaand weer 'n rukkie kerk-toe kom — ons het 'n kombuistee . . . ja, as 'n bruid 'n kombuistee kan hê kan ons ook mos — ons het mos ook 'n nuwe kombuis . . . nee, nie goete en rympies nie — kontant . . .

En hier kom van die dames ook, fyn uitgevat vir die kombuistee — lang rokke, dis mos winter, en tot pelse ook, en sluit aan by die oorrok en werkrok, langbroek en T-hempie brigade by die kerk. Die ,,partytjie deel van die transaksie was die lekker eetgoedjies — ,,ek wou nie hê dat hulle vanaand ook eetgoed moet bring nie — maar hulle wou niks weet nie,'' maar baie gou het almal ingespring en gehelp — op dié stadium was daar al 'n stuk of 4 groot stofsuiers en 'n hele paar klein matveërs, plus besems. Die banke was darem nou almal vas op die lieflike nuwe volvloer matte. ,,Staan jy tog nie met jou pragtige rok en vee nie?'' — ,,Nee, ek gebruik 'n besem.''

Jong seuns dra die saal se stoele aan uit die motorhuis van die pastorie. Die skuifdeure wat die saal van die kerk kan afsluit is nog nie aangesit nie — gelukkig ook maar.

Oral is die manne nog besig met afrondingswerk — teëls en trappies en verf.

Ek het probeer tel, en daar was ten minste tagtig persone, groot en klein, en vir almal soveel tee, snoeperye en werk as wat hulle wou hê. Terug pastorie-toe — die soom moet in — en later, so by 11 uur weer kerktoe om te kyk of ek my ou man kan oorreed om te kom slaap . . . Nou het die atmosfeer weer verander. 'n Dosyn manne en seuns, bygestaan deur vier oulike jeugastertjies bly doenig. Die preekstoel is amper gereed, asook die bedrading van die kroonlig — ,,ja, ons het hulle albei ook self gemaak'' — maar dit sou nog tot na middernag duur. Toe het ons vir mekaar gesê ,,Vandag wy ons kerk in — môre is nie nog 'n dag nie.''

Uiteindelik kon die gloeilampies van die kroonlig getoets word, die drie dooies vervang, en die kroonlig self teen die dak opgetrek word — versigtig nou by dit banke verby — hoër en hoër op in die spits dak in, en — daar hang hy stewig vas.

Nou kan ons maar gaan slaap — vandag wy ons kerk in.

Twee onnutsige astertjies — gaan kyk of hulle die klok kan lui — sukkel — sukkel en — sowaar — daar galm dit ,,die bure gaan woedend wees'' maar gemeentelede wat naby genoeg was het hulle trane in die kussings afgevee.

  

Nog was het einde niet. Saterdagoggend — vanaf seweuur. Skoonmaak, skoonmaak.

„Het Mevrou nie vir ons nog lappe nie" „nog lappe" „lappe" „en ek is nog nie so lank getroud dat my lakens of handoeke gedaan is nie." „Ag, Mevrou ons soek nog lappe . . ."

Verfbespatte werkklere . . .

Vroue op hul knieë op die stoep met emmers water skropborsels en, natuurlik, lappe . . .
'n Trekker wat die terrein gelyk maak en die parkeerplek . . .

Manne wat die bourommel wegry, en die materiaal wat nog gaan nodig wees eenkant netjies wegpak . . .
In die kombuis, koppies oopsit, en die groot verskeidenheid van heerlike eetgoed vir tussen die twee dienste . . . eers weer tee skink vir almal . . . en by hulle huise staan die kou vleis en slaaie reg vir môre se „ligte" middagete vir die hele skare.

„Tannie weet daar is net drie dames wat nie „dollers" in hulle hare het nie, en dié se hare is reeds „gedoen."

Ds. se moeder wat toesien dat die Kanselkleed reg vasgesit en gedrapeer word . . .

Die laaste stellasies word verwyder, dis al amper eenuur . . .

Stoele aangedra en reggesit. 'n Jongman met langerige hare en slenterklere poets die kansel, met groot liefde in elke beweging. Ek kyk na hom, en die verbleikte langbroek en eina-hempie asters en wonder wat party van ons stoere oumense se reaksie sou wees as hulle hulle só terloops op straat sou teëkom.
„Ag tog. Waar gaan ons jongmense heen?"

En nou sit ek hier. Al die gewerskaf is verby, en die mense wat ek vanoggend en gisteraand só gesien het kom aan — party amper op die laaste tippie — in die sober deftigheid van hulle feesklere, hier en daar miskien 'n rapsie te fleurig? Wie gaan hulle dit kwalik neem?

Op almal se gesigte die glans van nederige trots en diep dankbaarheid . . . Ons kerk . . . Ons Kerk . . . dankie, dankie!

Ek het geweet dat baie sou huil terwyl ons in die kerk inkom, en skielik, hewig en tot my eie verbasing, was ek ook een van dié.

Vir twee en 'n half jaar het hulle hier gewerk, gewoel, gespeel, gerook, tee gedrink, 'n eenheid opgebou wat min gemeentes ken.

Nou is die kerk ingewy, en die hele atmosfeer het verander. Dit is geheilig. Ons Kerk, maar bó alles — Die Huis van die Here.



15 Mei 1976. Van twee-uur die middag af het die mense begin aankom. Byna 600 mense was by die inwyding. Van hulle was daar omtrent 50 wat baie, baie moeg was. Hulle het die nag feitlik dwarsdeur gewerk om alles klaar te kry binne-in die kerk. Baie van hulle het vroeg die oggend al weer gekom om die terrein darem redelik skoon te kry. Hier onder kan u sien dat ons nie alles buite reggehad het nie — die tyd was te min, nie die helpers nie.





# Van die Superintendent van Katagese

„. . . bekering en vergewing van Sondes (moet) in sy Naam verkondig word aan al die nasies, van Jerusalem en verder." Lukas 24 vers 47 (vertaling van 1929).

Omdat Christus se bevele gehoorsaam is deur sy disipels, is ook hierdie Apostoliese opdrag uitgevoer en is die evangelie aan die heidene ook verkondig. So is die Evangelie vanaf Jerusalem uitgedra, ook na ons voorouers en na ons toe.

Vandag nog, en ook in die toekoms moet die kerk hierdie bevel van Christus gehoorsaam.
Soos die kerk groei, word steeds meer gemeentes van Christus gestig. Elke gemeente bou dan ook deur God se Genade en onder Sy seën 'n huis waarin die Here gedien kan word. Deur Sy Genade het ons gemeente, Zesfontein, dan ook 'n huis tot eer van Sy Naam gebou. Hiertoe het die hele gemeente, oud, jonk en kinders, hulle nederige bydrae gelewer.

Op 15 Mei 1976 het ons die Kerkgebou in gebruik geneem. Met die inwyding is die Woord van God, die Bybel, dan ook simbolies eerste die kerk ingedra deur die Superintendent vir Kategese Oudl. J. B. Rudolph, vanwaar dit deur Sy Genade uitgedra sal, en moet word na Sy Gemeente. Hier in die Huis van die Here sal Sy skape wei en sal die Kategete ook Sy lammers voed met Sy Woord, wat ook die water van die Lewe is. Hier kan Sy gemeente saamkom om Hom te dien en Sy Naam lof toe te sing.

Mag die Here altyd Sy seën op ons gemeente laat rus sodat ons vrugbaar kan arbei in Sy diens. Mag Hy ons waardig ag om by te dra tot die uitbreiding van Sy Koninkryk.

J. B. RUDOLPH



Die Kerkgebou vanaf die Suidekant gesien die dag met die inwyding. Die kloktoring kan van hier af die duidelikste gesien word. Waar die sinkplate lê is die groot ondergrondse watertenk wat 18000 gelling water hou.



'n Pragtige aansig van die Kerk vanaf die ingang na die parkeerterrein.



Imposant staan hierdie reuse ou Marlothii gesilhoeëteer teen die Kerk.



Vier besoekende predikante by ons Kerkinwyding. D. i. P. J. Kruger (ringsvoorsitter), J. P. Naudé (ringskriba), P. M. Smith (skriba van die Algemene Kerkvergadering) en A. J. Zwarts (die vorige predikant van Zesfontein).



Is alles nou reg, manne? Oom Daan stap nader om te kom kyk. Agter Oom Daan staan die argitek Mnr. Pieter Smal van Pretoria met sy kop ongelukkig weggedraai.

David Bekker beduie iets groot vir Mike Kotzé en Oom Daan. Calla stap weg om iets te gaan doen en Hennie Botha staan diep ingedagte by die konsistoriedeur.





Nog stoele moet gebring word — daar was baie meer mense as wat verwag is. Voor sit Ds. P. M. Smith wat die groete van die kerk oorgedra het en ons Voorbereidingsdiens gelei het. Ds. A. J. Zwarts, langs hom, het die Nagmaalsdiens gelei, Ds. Stoltz het die wydingsrede gehou. Agter Ds. Smith staan Ds. G. P. J. Grobler, Mev. Stoltz se vader, wat die eerste kinders in die nuwe kerkgebou gedoop het. Die eerste kindjie was sy kleindogter Elize Stoltz. Later het Prof. J.P. Oberholzer die danksieggingsdiens gelei. Langs Ds. Stoltz, Mev. Stoltz en Oom Daan Jonker — bouvoorman. Agter hom Aalwyn Mostert — tuinuitlegger.



Ds. Zwarts groet ou bekendes met 'n koppie tee in die hand ná die wydingsrede.



,,Dominee, kom eet nou eers iets!'' Die staatmaker-Susters van Zesfontein het verversings verskaf. Van hulle is hier v.l.n.r. Marie Mostert, Lena Hesselman, Rina Botha, Tannie Bodenstein, Susan Bezuidenhout, Annatjie Rudolph, Hannetjie Stephens en Griet Nicholson.

Vir almal is daar tee, koek en tert, bedien uit die splinternuwe kombuis van die gemeente. Nou begin ons besef hoe 'n heerlike bymekaarkomplek die groot stoep van die kerk is.





Onder ons besoekers was twee ou vriende van Benoni — Oom en Tannie Ceronio. Hulle het met die afstigting van Sesfontein aan ons die doopvont geskenk wat ons nou nog gebruik. Hier sit hulle en verversings geniet, saam met ons mense.



Tannie Mack Bezuidenhout, Tannie Botha met haar kleindogter, Aldorine, en haar seun Hennie.



Tom Mostert (links) geniet 'n grappie saam met Stienie en Dolf Oosthuizen en Stienie se ouers, Oom Pieter en tant Dollie Breedt. Dolf was toe nog ons skriba. Klein Pieter Oosthuizen luister oopmond.



Die heerlike bedieningsluik uit die kombuis op die stoep word goed benut.



Die Kerkraad wat by die inwyding afgeneem is. Staande v.l.n.r. Willie Botha, Theuns Koekemoer, Aalwyn Geyser, Willie van Rensburg, Fanie Deysel, Paul Venter, Hennie Botha, Louis Stephens, Aalwyn Mostert, Neels Bezuidenhout, Tom Mostert, Vic Peenz, Dirk Mostert, Jan Nagel, Hendrik Jacobs, Jan Hesselman, Daan Jonker, Frik Wilmans, Dolf Oosthuizen, Jan Rudolph, Ocker van Nieuwenhuizen, Naas Dreyer, Dawid Bekker, Jopie Bosch. Dié wat hurk is Mossie Mostert, Johan Bezuidenhout, Mike Kotzè, Pieter Griffin, ds. Dirk Stoltz, Dick Nicholson, Piet Bezuidenhout, Pieter Labuschagne, Peet Mostert, Calla Labuschagne, Japie Jacobs.



Die Boukommissie v.l.n.r.: Louis Stephens, Theuns Koekemoer (agter), Calla Labuschagne, Willie van Rensburg (voorsitter), Aalwyn Mostert, Daan Jonker (bouvoorman), Dirk Mostert, Dolf Oosthuizen (skriba), Fanie Deysel, ds. Dirk Stoltz, Hendrik Jacobs. Afwesig was Hennie Pienaar.



Die groepie wat belydenis van hul geloof afgelê het in die nuwe kerk, saam met van die ampsdraers. Sittende v.l.n.r. is Georgene Grobler, Aldorine Botha, Cecilia Mostert, Oudl. Aalwyn Mostert, Susan Pienaar, Ds. Dirk Stoltz, Marinda Minnaar, Ds. G. P. J. Grobler, Antoinette Oosthuizen, Ds. Adam Swarts, Lena Lemon, Oudl. Daan Jonker, Isabel van Nieuwenhuizen, Kotie Vermeulen en Annamarie Esterhuizen. Agter staan Kobus Potter, Kobus Kotzé, Cassie Jacobs, Willem Stephens, Johan Odendaal, Lukas Gouws, Flip Bodenstein, Henrie van den Bergh, Jan Jacobs, Klaas Nicholson, Peet Jankowitz, Thinus Rudolph.



Judy Bezuidenhout by ons orrel in die nuwe kerkgebou. 'n Gemeentedogter bespeel die orrel wat 'n gemeentelid, Oom Dawid Viljoen aan ons geskenk het.

Die kroonlig wat almal so bewonder. Dit is tien voet hoog, bo tien voet wyd en het 30 gloeilampies. Dit is gemaak (grotendeels saans en snags) deur Dawid Bekker en ds. Dirk Stoltz.



Die groot en pragtige kansel is soos die kroonlig hoofsaaklik saans en snags gemaak deur Dawid Bekker en Hendrik Jacobs.






Die kansellap is 'n gesamentlike poging van Mev. Tienie Stoltz en haar skoonmoeder Mev. Bettie Esterhuizen. Mev. Stoltz het die borduurwerk gedoen en Mev. Esterhuizen het die kansellap gemaak en geskenk. Hier is 'n vreugdevolle Ds. Stoltz by sy ouers en sy vrou. Sy pa, Mnr. George Esterhuizen het baie gehelp met die elektriese bedrading.




Ds. en Mev. Stoltz voor die kansel langs 'n rangskikking wat Frik en Edie Odendaal geskenk het wat die Woord en die Kruis as tema het.




Die predikant Ds. D. J. P. Stoltz op die preekstoel met die liefdevolle uitnodiging van die Here.

Die sooispitgraaf wat alles begin het. Op die plaatjie staan: ,,Hierdie graaf is gebruik om die eerste sooi mee te spit van die Ned. Herv. Kerkgebou, Gemeente Zesfontein. 11-8-1973. Geskenk deur Mev. Mack Bezuidenhout.'' Dit is 'n sinnebeeld van 'n gemeente wat bereid was om te pik en te graaf om 'n huis te bou tot eer van God.



# Van die Bouvoorman

## Psalm 127 vers 1 en 2

„As die Here die huis nie bou nie, tervergeefs werk die wat daaraan bou, as die Here die stad nie bewaar nie, tervergeefs waak die wagter.

Tevergeefs dat julle vroeg opstaan, laat opbly, brood van smarte eet — net so goed gee Hy dit aan sy beminde in die slaap!"

Deur die Here bevoorreg om as bouvoorman en lid van 'n hardwerkende boukommissie te wees, kyk ons met vreugde terug oor 'n tydperk van 2½ jaar, vanaf sooispit tot en met die inwyding van ons pragtige huis van aanbidding.

En wat het die Here ons gedurende hierdie tydperk laat sien en leer. Hy het waarlik Sy Woord oor ons as gemeente in vervulling laat kom. Die Samewerking van ons Pastoriepaar en elke gemeente lid, was in een sin: 'n „Wonderwerk van die Here."

Al die lof en eer aan die Here, wat in stand laat kom het, dit wat die gebed was van die gemeente.

Ons juig en wil saam met die digter uitroep in Psalm 23 vers 1: „Die Here is my Herder, niks sal my ontbreek nie."

Daan Jonker

# Ons sê . . .

Dankie aan die baie mense wie gehelp het om hierdie gedenkalbum die lig te laat sien . . . Vanaf die sooispit tot in die vêrre toekoms . . . Almal se name kan ons nie noem nie. Daar is te veel . . . 'n Paar gevalle voel ek kan wel genoem word.

Dankie aan Ds. Dirk Stoltz vir al die skryfwerk. Eendag, dominee, kan ons terugdink aan die vele aande wat ons deur die baie skyfies en fotos gekyk en sorteer het.

Ons dank aan broeder Dawid Marais vir die bewerking en voorbereiding van al die fotos wat in hierdie album verskyn.

Ons is dankbaar vir die mooi herinneringe . . . Oom Vermaak, by die 80 jaar oud, vir wie ons altyd moes sê om dinge kalm te neem . . . die Jeug by die uithaal van aalwyne; Calla, klein Mossie, Pieter, Klein Breytenbach; die heerlike slaap in die veld onder die sterrehemel; somtyds tussen slange en skerpioene; die groot sweet om te laai; die lang pad terug . . . Oom Daan wie 'n ding so ernstig aan Ds. Dirk kan verduidelik . . . Mevr. Stoltz met 'n skinkbord tee, Oom Marthiens met sy vriendelike glimlag, mense kom bied hul trokke aan om goedere aan te karwei, ons predikant met sy terroriste-hoed besig om bemesting vir die tuine aan te ry (tot 12 uur die nag), die uitlê van die tuine; tonne en tonne klip wat aangedra moet word, die glimlagte by die hoeksteenlegging . . . die Saterdag van kerkinwyding om twee-uur die oggend; Ds. Gert Grobler byt op sy pyp en vermaan almal om die kroonlig versigtig te hanteer; Jaap Jacobs en Hennie Botha soek waarom 'n gloeilamp nie wil brand nie; Dawid Bekker, Hendrik Jacobs met hul hulp, Teuns Koekemoer en Aalwyn Mostert en al die jong klomp . . . die gelukkige gesigte by die inwydingsdiens . . . die N.H.S.V. met verversings . . . die verskeidenheids-konserte en toneelopvoerings.

Ons grootste dank aan ons Hemelse Vader vir die genade wat ons gegun was om hierdie Huis te kon bou. Mag hierdie album ons altyd herrinner om hierdie huis gereeld te besoek en so Sy naam te dank en loof.

Aalwyn Mostert — Redakteur.

Ons dank aan die volgende instansies en persone, sonder wie se hulp en bystand hierdie album nie aangebied kon word nie:-

PETIT APTEEK

VLAKFONTEIN SCRAPYARD

D. & O. USED TRUCKS AND SPARES

J. H. J. VAN VUUREN EN SEUNS (EDMS) BPK.

WELKOM ALGEMENE HANDELAAR

MODEL WALLING

F. C. PEENZ

EXCELSIOR VERVOERDIENS (EDMS) BPK.

MELODY'S Cranbournelaan 58, Benoni

McLUCKIE & SCOTT (PTY) LTD.

TURNER & PATMORE

EAST RAND STEELITE (EDMS) BPK.

HENNIES ONDERDELESENTRUM

EKSPA FABRIKANTE, Woburnlaan 49, Benoni

SAAMWERK PYPE

SESFONTEIN SLAGHUIS

TOOL AND GARDEN CENTRE

EAST RAND LAWNMOWER SERVICES

PETIT GARAGE

KLIPKOR SLATE, SAND & STONE

